SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 5 JULIE 2020

Goeiemôre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio en teks Bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za. Om by die bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE ZS5 NAELLOOP VANMIDDAG

OKOSA VERLENG GRASIE PERIODE VIR AMATEUR RADIO LISENSIE HERNUWING

en

HERDENKINGS SSTV UITSENDING OP 18 JULIE 2020

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuusitems.

Ons begin hierdie bulletin met nuus van twee stil sleutels:

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van Gwen Thompson, ZS1MGT van Ashton, op Vrydag 26 Junie 2020 stil geword het na 'n lang stryd met kanker. Ons betuig ons innige meegevoel met haar man Bev, ZSBEV, hul twee seuns, neef Errol, ZS6KED, familie en vriende.

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van Servaas Wahl, ZS6SER van Louis Trichardt. op Vrydag 24 April 2020 stil geword. Ons betuig ons innige meegevoel aan sy familie en vriende.

POUSE

DIE ZS5 NAELLOOP VANMIDDAG

Die ZS5 Naelloop is vanmiddag op die lug van 14:00 tot 15:00 UTC met foon- en GG-aktiwiteit op 40 meter. ZS5-stasies gee 'n RS- of RST-verslag en die naam of afkorting van hul dorp. Alle ander stasies sal 'n RS- of RST-verslag en hul provinsiale of landelike afkorting gee. Jou logboeke moet teen Maandag 13 Julie 2020 na zs5contest@harc.org.za gestuur word.

OKOSA VERLENG GRASIE PERIODE VIR AMATEUR RADIO LISENSIE HERNUWING

Na samesprekings met OKOSA, het OKOSA die SARL meegedeel dat geen amateur radio lisensies op 30 Junie 2020 verval het nie. Die grasie tydperk is met 'n paar weke verleng om betaling moontlik te maak. OKOSA bedryf steeds

die ou stelsel parallel met die nuwe aanlyn stelsel wat nog in die Beta-toetsfase is.

OKOSA het die SARL in kennis gestel dat fakture gepos is. Alhoewel sommige amateurs al berig het dat hulle 'n faktuur ontvang het, kan dit in sommige gebiede vertraging wees as gevolg van die groot agterstand in die pos wat veroorsaak is deur die sluiting. Dit is dus nie nodig om op die nuwe aanlynstelsel te registreer nie. Jy kan die lisensiefooi sonder die faktuur betaal, jou het jou lisensienommer nodig. In SARL Nuus vir Sondag 28 Junie word die lisensiefooi en bankbesonderhede gegee.

SARL OM MET OKOSA TE VERGADER

Die SARL het 'n vergadering versoek aan OKOSA se uitvoerende hoof en waarnemende voorsitter gerig om 'n aantal kwessies wat op geduik het, te bespreek en die huidige Memorandum van Ooreenkoms te hersien, wat as gevolg van baie tegnologiese vooruitgang nie meer aan die vereistes voldoen nie.

DIE RaDAR UITDAGING OP 11 JULIE

Die tweede RaDAR Uitdaging vir 2020 vind plaas van 00:00 UTC tot 23:59 UTC op Saterdag 11 Julie 2020, met elke RaDAR-operateur wat hul eie bedienings tyd van 'n maksimum periode van vier uur definieer. GG, ESB, FM of enige wettige amateur radio-digitale modus kan op alle amateur bande gebruik word, insluitend kruis band kontakte via amateur radio satelliete. Die uitruiling is jou roepsein, jou naam, 'n RS-, RST- of RSQ-verslag en jou ruit vierkant. Kry al die inligting op bladsy 27 van die Blou Boek.

Jy luister na  nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

IARU HF WÊRELD KAMPIOENSKAP

Die IARU HF Wêreld Kampioenskap vind plaas op 11 en 12 Julie 2020. Die roepsein ZS9HQ word gewoonlik gebruik, maar hierdie jaar word die roepsein ZS95SARL gebruik. As ju kan deelneem, plaas dan jou roepsein op die rooster by https://drive.google.com/file/d/16Zft4OtluxRQC5is6YscsCqBtTi3NX-j/view?usp=sharing. As jy enige vrae het, kontak Geoff Levey ZS6C by contest@sarl.org.za. Die kompetisie reëls is op www.arrl.org/iaru-hf-world-champunity beskikbaar.

HERDENKING SSTV UITSENDING OP 18 JULIE 2020

Op 18 Julie 2020 herdenk die Secunda Amateurradioklub, ZS6SRC, die 95ste bestaan jaar van die SARL. Van 02:00 UTC op Saterdag 18 Julie 2020 tot 02:00 UTC op Sondag 19 Julie 2020, sal die klub wat die ZS95SARL roepsein gebruik, 'n reeks beelde in die SSTV B/W8-modus stuur via die LEO FM-satelliete wat oor Secunda verby vlieg met meer as 10 grade hoogte gedurende die periode. Die volgende satelliete sal gebruik word SO-50, AO-91, AO-92 en PO-101.

Stel jou ontvangers op om deel te neem aan hierdie aktiwiteit. Alle beelde wat ontvang is, kan per e-pos gestuur word aan secradio@jenny.co.za. Ons sal dit

op ons webwerf www.secradio.org.za oplaai. Elke deelnemer wat al hul prente per e-pos stuur, ontvang 'n sertifikaat; daar is spesiale sertifikate vir die Jeug lede wat deelneem. Laat ons pret hê!

Die SARL speel 'n groot rol om ons stokperdjie lewendig te hou in hierdie baie onseker tye.

KOMPETISIE UITSLAE

Drie logstate van die Jeug en sestien logstate van die nie meer so jonk is ontvang vir die eerste been van die SARL Jeug Naelloop. 'n Spesiale woord van dank aan Theunis Potgieter, ZS2EC, wat twee jongmense na sy radiokamer genooi het om aan die Naelloop deel te neem!

1ste Alistair Skudder (18), ZS6S - 20 punte

2de Jadeed Stemmet (13), ZS2ZU en Mishkaat Stemmet (17), ZS2ZU - 10 punte elk (onder toesig van Theunis, ZS2EC)

Twee en vyftig logstate is ingedien vir die derde been van die SARL 95 40 m Klub Naelloop, met 3 logstate wat geen Klub aandui nie, 1 logstaat sonder naam of Klub en 1 leë logstaat! 836 QSOs is gemaak en 366 ruitblokke is gewerk.

1ste die Wesrand ARK - 1 122 punte (26 logstate)

2de Bo-Karoo ARK - 468 punte (7 logstate)

3de die Hibiskus ARK - 214 punte (5 logstate)

4de PEARS - 166 punte (2 logstate)

Die uitslae is gepubliseer in HF Happenings 906, beskikbaar op die Liga webwerf.

Een en twintig logstate vir die SARL Top Band QSO Geselligheid, dit sluit een kontrolelog in. 697 QSOs is gemaak met 105 unieke roepseine. Die volledige uitslae is op die SARL webwerf geplaas.

1ste - Kobus Boshoff ZS6BOS, 242 punte

2nd - Lukas Holtzhausen ZS6LH, 239 punte

3rd - Johan van Zijl ZS4DZ, 221 punte

Baie geluk aan Kobus Boshoff.

Geen voortplanting-verslag is vir die week vorentoe ontvang nie!

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

Vandag – die ZS5 Naelloop

11 Julie – die RaDAR Uitdaging

11 en 12 Julie – die IARU HF Kampioenskappe

15 Julie – die SARL Woensdag 80 m Klub Naelloop

18 Julie – die Winter QRP Kompetisie

19 Julie – die ZS2 Naelloop

25 en 26 Julie – die Eilande op die Lug Kompetisie

2 Augustus – die SARL HF Foon Kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die ZS5 Naelloop is vanmiddag op die lug van 14:00 tot 15:00 UTC met foon- en GG-aktiwiteit op 40 meter. ZS5-stasies gee ’n RS- of RST-verslag en die naam of afkorting van hul dorp. Alle ander stasies sal ’n RS- of RST-verslag en hul provinsiale of landelike afkorting gee. Jou logboeke moet teen Maandag 13 Julie 2020 na zs5contest@harc.org.za gestuur word.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuusdiens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum voorafgaan nie.

Luister elke Sondagoggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today.” Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. ’n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas. Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuusuitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saamgestel deur Andy Cairns ZS6ADY, geredigeer deur Vivian Dold ZS6VD en gelees deur ..........................................................

Van die nuus span, die beste wense vir die week vorentoe.